46

# PSALM 46

God is ons toe - vlug en ons skut,
al gee die aar - de on - der mee,
al word die ber - ge rond - ge - skud,
al skuim die wa - ters van die see.

1 1b 2 3

X Lied :

1b

46

Hy help ons in ons nood;
al is dit ook hoe groot,
tog sal ons vei - lig wees,
tog bly ons on - be - vrees.
God sal ons al - tyd trou be - skut.

2.

Die Godstad is onwankelbaar;
daar's blydskap oor sy stil rivier.
Al dreig ook watter groot gevaar,
dis alles onder sy bestier.
God maak die nasies stom
as daar beroering kom.
Ons toevlug sal Hy wees,
ons bly dus onbevrees.
Die God van Jakob is mos daar.

3.

Kom kyk wat bring die Heer tot stand,
die Heerser in die hemel hoog.
Die oorlogswapens word verbrand.
Hy breek die spies, die pyl en boog.
"Erken dit: Ek is God.
Ek heers met my gebod
oor alles onder My.
Erken my heerskappy."
Die Heer beskut ons met sy hand.